86

# PSALM 86



He - re, luis - ter tog, ver-hoor my.



Heer, ek vra, ont-ferm U oor my.



Hoor my roep, want arm is ek,



hul - pe - loos, ek ly ge-brek.

1 1b 2 3 3b 4 5 6

X Lied :

1(b)



Ek wat steeds aan U ge - trou was,



roep U, want U is my hou - vas.



U wat ek as sterk - te het,



U ver - trou ek, U kan red.

2.

**Luister, *Here, na my* smeking**
**- daglank, *sonder onder*breking -**
**Om u *troos wat ek be*geer;**
**ag, Heer, *gun my blydskap* weer.**
**Aan hul *roep sal U g*ehoor gee**
**wat in *trou hul aan U* oorgee.**
**U wat *trou is, altyd*, Heer,**
**U ver*gewe altyd* weer.**

3













1 1b 2 3 3b 4 5 6

X Lied

3(b)



Al - les kom van-uit u op - drag,



U be - heer dit met u al - mag.



Al die na - sies sal U eer



en hul skik na u be- heer.

4.
U het my na my gebede
uitgered uit diep benede,
uit die dieptes van die dood,
want u liefde, Heer, is groot.
Ek wil in u waarheid wandel,
toegewy en dienend handel,
met my hele hart U prys,
altyd eer aan U bewys.

5.
Hul is *trots wat teen my* saamstaan.
Dit wat *met hul oormoed* saamgaan,
hul ge*weld en tiran*nie,
hulle *trots ontsien U* nie.
Maak van *my 'n helder* voorbeeld
hoe U *uit u goedheid* oordeel.
Dié wat *haat en plan*ne smee,
maak hul *skaam, maak hul ver*leë.

6.
U is *liefdevol, lank*moedig.
In u *trou is U oor*vloedig.
Sedert *my geboort*edag
dien ek *U, Heer; gee my* krag.
Gee my *uitkoms, laat hul* raaksien
hoe U, *Here, my steeds* aansien.
Sien my *in genade* aan
waar ek *biddend voor U* staan.